# Preek Sondag 52

Tema: Christus leer ons hoe om ons gebede af te sluit.

Geliefde gemeente van onse Here Jesus Christus.

Verbeel jou vir ‘n oomblik ‘n jong man gaan na ‘n ver land. Daar ontmoet hy n pragtige meisie van wie hy baie hou. Hy verstaan net ‘n bietjie van haar land se taal, maar dit wat hy van haar sien, maak hom meer geïnteresseerd in haar. Soos hy meer leer van haar taal, raak hy al liewer vir haar. Hoe liewer hy vir haar raak, hoe meer motiveer dit hom om meer van haar taal te leer. Dis ook nie lank nie, of die jongman praat die taal vlot. Julle sien, daar is niks soos liefde om iemand te motiveer om ‘n nuwe taal te leer nie.

Om te leer bid, is amper soos om ‘n nuwe taal aan te leer. Om te bid, is nie iets vanselfsprekend nie. Soos n vreemde taal, moet ons geleer word om te bid. God het ons innig lief gehad. In sy genade, het God ons gekies voor die grondlegging van die wêreld. In Barmhartigheid het Christus vir ons aan die kruis gesterf. In sy goedertierenheid het die Heilige Gees geloof in ons harte gewerk, sodat ons op Christus alleen vertrou vir ons verlossing. En as gevolg daarvan het ons God lief gekry, wat ons eerstens so uitnemend liefgehad het. Ons liefde vir God motiveer ons ook om met God te kommunikeer, om daagliks met hom ‘n gesprek te voer. Gebed is die taal waarmee ons dit doen. Gebed is ‘n taal wat ons elkeen moet leer. As ons gemotiveer word deur liefde, dan wil ons hierdie taal aanleer en leer om dit beter te praat .

As jy ‘n nuwe taal aanleer, spandeer baie tyd om te leer hoe jy ‘n gesprek begin en eindig in daardie taal. Jy leer hoe om hallo te sê en so aan. Jy leer ook hoe om ‘n gesprek te eindig, hoe om tot siens te

sê. Ons het ook nodig om dieselfde te leer as dit by die gebed kom. In die afgelope paar weke het ons na preke van die Onse Vader geluister, Ons het van Christus geleer hoe om ‘n gesprek met God te begin- ons begin met kinderlike eerbied en vertroue in Hom. Ons het geleer hoe om alles te vra wat ons nodig het vir liggaam en siel. Nou kom ons by die einde van die gesprek. Vanaand leer ons hoe om die gesprek te eindig.

**Ons sien hoe Christus ons leer om ons gebed te eindig met ‘n laaste**

1.roep vir hulp

2.belydenis

3.sekerheid

**1e punt.Christus leer ons ons om ons gebed te eindig met ’n laaste roep vir hulp.**

Die aarde is ‘n gevaarlike plek. Daar is byvoorbeeld wilde diere wat mense eet. Nie direk hier by ons nie maar wel in ander dele van Afrika. Byvoorbeeld in lande soos Tanzanië, waar mense nog gereeld deur leeus aangeval en doodgebyt word. Wetenskaplikes het onlangs navorsing in die verband gedoen. Hulle wou sien of daar ‘n spesifieke patroon in leeuaanvalle op mense is. Was daar meer aanvalle op sekere tye? Hulle het geweet dat leeu aanvalle meestal snags plaasvind, maar was daar in spesifieke tye van die maand meer aanvalle as in ander? Navorsing het gewys dat leeu -aanvalle op mense meestal gebeur het in die eerste week net na volmaan. Dit was belangrik vir 2 redes. Eerstens het dit gedemonstreer dat die vol maan ‘ betroubare aanwyser is van dreigende gevaar vir mense wat naby leeus bly. Dit verduidelik ook hoekom daar so baie bygeloof en tradisies in verband met die maan is. Meer belangrik wys hierdie navorsing dat mense wat naby leeus woon, ekstra voorsorgmaatreëls

moet neem net na ‘n volmaan. Jy laat byvoorbeeld nie jou kinders buite in die donker rondloop net na volmaan nie. Mense word geleer oor die gedrag van leeus, oor hul taktiek en tipiese gewoontes, daardeur is hulle beter beskermd. So dat lewens gered kan word.

Nou kan julle dink, dit is interessant, maar wat het dit te doen met sondag 52 en die slot van ons gebed?.... Eintlik baie. Ons het doodsvyande wat nie ophou om ons aan te val nie. Een van daardie vyande is die duiwel. Ons moet nooit vergeet wat 1 Petrus 5:58 sê oor hierdie vyand nie: “julle teëstander”, die duiwel, loop rond soos ‘n brullende leeu, en soek wie hy kan verslind.” Hy sluip rond en hy probeer ons bang maak. Hy wil ons doodmaak. 1Petrus 5:8 sê letterlik hy wil ons verslind. Hy wil ons bloed hê. Hy wil ons dood hê. Die Skrif leer ons hy gebruik taktiek en tipiese gebruiksgewoontes. Net soos die plaaslike Tanzaniërs voordeel trek uit die kennis, wat hulle het oor die gedrag van leeus wat hulle bedreig, so kan Christene ook baat vind by navorsing en bewus wees van Satan se maniere.

Kom ons kyk na die maniere hoe hy ons Verlosser versoek het in Mattheus 4. Jesus was honger nadat Hy 40 dae gevas het. Destyds het Satan ‘n ou skelmstreek gebruik in die tuin van Eden. Hy het kos gebruik om God se skepsel te vernietig. Hy het gedink dit mag weer werk. Hy het die eetlus van Jesus geteiken en hom aangemoedig om sy goddelike kragte te gebruik om homself te voed met kos. Hierdie taktiek het gewerk in die tuin, maar het gefaal in die wildernis. Sy volgende versoeking het behels die gebruik van die Woord van God. Weer was dit ‘n hergebruik van ‘n ou taktiek. Satan het aan Eva gesê: “Is dit ook so dat God gesê het: ‘Julle mag nie eet van al die bome van die tuin nie?’” Satan het God se Woord verdraai en dit gedraai teen God se skepsel en teen God self. Die taktiek het gewerk in die tuin, maar het misluk in die wildernis. Die derde versoeking het

gegaan oor mag en die leuens wat dit meestal behels. Weereens, geliefdes, ons het nodig om te sien dat wanneer dit kom by sy taktieke, dan is Satan nie baie kreatief nie. Hy het vir ons voorouers gesê dat as hulle na hom sou luister, hulle soos God sal wees. In die wildernis probeer Satan 'n soortgelyke leuen met Jesus. Hy sê vir Hom dat Hy mag sal kry, Hy alles kan kry, as Hy net sy knie buig en Satan aanbid. Weereens die leuen het gewerk in Eden, maar in die Judaïese woestyn, het die 2e Adam ferm gestaan. Hy was bewus van die leeu se maniere.

Daardie leeu sluip vandag nog rond, en hy versoek ons nog steeds met die dieselfde soort versoekings. Hy vertel dieselde soort leuens vir ons. Hy ken al ons swak punte. Hy het duisende jare ervaring om mense te versoek en hulle teen God te draai. Ons moenie die geslepenheid van hierdie vyand onderskat nie en sy doelgerigtheid om sy bloedige pote op ons te kry en om ons te verslind nie.

Om bewus te wees van hom en sy maniere is maar net een deel van ons oorlewingsplan. Jesus gee ons die ander deel in die sesde bede, "en lei ons nie in die versoeking nie, maar verlos ons van die bose." Dit is 'n roep om hulp. Ons het sterk vyande. Satan is net een van hulle. Daar is ook 'n wêreld van ongeloof. Dan is daar die oorblyfsels van ons sondige natuur, ons vlees. Ons het sterk kragte wat hul bes doen om ons van God af weg te trek. Elkeen van ons is daagliks gekonfronteer met konstante versoekings van hierdie onheilige drie.

Wie is ons? Ons is swak. Met ons eie kragte, kan ons nie eers vir 'n oomblik weerstand bied teen Satan of die ander vyande nie. Ons is soos 'n klein kindjie in 'n Tanzaniese dorpie. Ons Vader het ons gesê om binne te bly, omdat dit net na volmaan is. Ons dwaal in ieder geval weg. Die leeus sluip rond en soek vir sagte mensvleis. 'n Klein kindjie is swak en weerloos teen die leeus. As die kindjie roep na sy

pa, dan sal sy pa aangehardloop kom met ‘n swaar kaliber geweer en die leeus wegjaag en sy kindjie red. Die kind kan niks doen nie, behalwe om te roep vir hulp. Dan sal sy vader dit hoor en dadelik kom en optree teen die gevaar.

So is dit ook met ons, geliefdes. Omring deur vyande wat vasbeslote is om ons vernietiging, dan moet ons God die Vader roep vir hulp. Sonder hom sal ons vir ewig en altyd ten gronde gaan. As ons egter tot hom bid, sal hy dit hoor en hy sal ons regop hou en ons versterk met die krag van sy Heilige Gees.

Broers en susters, Christus leer ons hier dat ons ‘n gewoonte daarvan moet maak om ons swakhede en nood te erken as ons bid. God wil hoor dat sy kinders nederig erken dat hulle kinders is, dat hulle swak en magteloos is uit hul eie. Hy wil hoor hoe sy kinders bid en vra vir krag om aan te gaan in die oorwinning van Christus. Elke dag wat ons bid, moet ons op hierdie manier bid. Ek verseker julle, God sal jou gebed verhoor en Hy sal jou die hulp gee wat jy nodig het. Jou Vader sal jou kom help en die leeus van jou af weg weghou. Die Woord van God waarborg en belowe dit aan ons.

Satan is ‘n baie groot vyand van ons, maar, ons het ‘n groter God. Dit is ook die punt van die afsluiting van die gebed Onse Vader, “want aan U behoort die koninkryk en die krag en die heerlikheid tot in ewigheid.” Ons begin ons gebed deur God se hemelse majesteit en almagtige krag te erken en Jesus leer ons om ons gebed te eindig met die selfde soort belydenis.

Voordat ons verder gaan, wil ek net iets oor die oorspronklike teks uitwys. Indien jy die Onse Vader opsoek in Mattheus 6 in die NIV (New International Version), sal jy opmerk dat die afsluiting weggelaat is. Dieselfde ook in die ESV(English standard version). Dit is die vertalings wat deur ons suster kerke in Kanada en Australië

gebruik word {In die 1953 Afrikaanse vertaling wat ons gebruik is dit wel ingesluit, maar nie in die 1983 vertaling nie en ook nie in die huidige direkte vertaling nie} Daar is ‘n voetnota, en onderaan die bladsy vertel die vertalers dat daar ‘n afsluiting in sommige “vorige manuskripte” is. Ongelukkig is dit nie die hele verhaal nie. Die volle verhaal is dat die afsluiting of lofprysing tot God gevind word in die groot meerderheid van bestaande Griekse geskrifte in al die tipes van teks families. Die volle verhaal is dat vir verskeie honderde jare die kerk die stem van ons Verlosser in hierdie woorde herken. Ons Kategismus bevestig ook dat hierdie woorde deel is van die gebed wat Jesus Christus self aan ons geleer het. Jesus het ons geleer om ons gebede op hierdie manier te eindig.

**Dan kom ons by die 2e punt. Ons sien hoe Christus ons leer om die gebed te eindig met ’n belydenis.**

Ons Verlosser leer ons om 3 dinge te bely. Eerstens word ons geleer om te bely dat ons Koning is God, en dat God soewerein is. Hy het mag oor alles. Selfs die kleinste en eenvoudigste dinge in ons lewens en in die heelal is onder sy beheer. Absoluut niks val buite sy soewereiniteit, sy almag nie. Selfs die Heidense koning Nebukadnezer het dit erken. Hy het in Daniel 4:35 gesê: “ Al die aardbewoners word as niks geag nie, en na sy wil handel Hy met die leër van die hemel en die bewoners van die aarde en daar is niemand wat sy hand kan afslaan…” Sy almag, sy almagtige krag beteken dat hy die vermoë het om vir ons al die goeie dinge te gee wat ons nodig het vir liggaam en siel.

Tweedens, Hy het die krag. Hoe sou dit wees as hy nie gewillig was om die goeie dinge vir ons te gee nie? Gelukkig hoef ons nie te twyfel of dit te bevraagteken nie. Die Woord is baie duidelik daaroor dat God nie net die vermoë het nie, maar ook gewillig is. Dit wat Christus

vir ons gedoen het deur die evangelie, het sy hart gedraai in liefde vir sy mense en Hy gee mildelik aan almal wat hom soek in ware geloof. Dink aan wat Jesus gesê het in Mattheus 7. Hy vergelyk ons goeie God met sondige, aardse vaders. Sondige aardse vaders sal nie stene gee aan hulle kinders as hulle vra vir brood nie. As die kinders vir vis vra, sal die aardse vaders nie giftige slange gee nie. Watter aardse vader sal nie goeie geskenke gee aan sy kinders nie? Omdat Christus geleef het, gesterf het en weer opgestaan het, het ons 'n hemelse Vader wat ons meer liefhet as enige aardse vader wat sy kinders liefhet. Hierdie kennis van God se mag en liefde gee ons hoop as ons bid. Dit gee ons vertroue in ons harte.

Die derde ding wat Christus ons geleer het om te bely, is dat God se heerlikheid ons hoogste doel is. God se heerlikheid is die doel van ons lewens en dus ook die doel van ons gebede. Ons moet selfbewus wees van daardie doel. Ons is gereformeerde mense en kan miskien soms baie maklik oor God se heerlikheid praat. Ons weet dat ons daar is om God te verheerlik, maar dit kan ook maar net deel word van ons godsdienstige praatjies. Ons sê dit, maar ons dink nie eintlik daaroor na en wat dit beteken nie. Dan word dit net 'n leë sêding. Om dit te vermy, moet ons bid op die manier wat Jesus ons geleer het, en om dit te doen moet ons hart en ons verstand ten volle daar by betrokke wees. Onbetrokke gebede wat verwys na God se heerlikheid gee nie heerlikheid aan God nie.

**Ons kom by die 3e punt. Ons sien hoe Christus ons leer om ons gebed te eindig met 'n laaste sekerheid.**

Ons kom dan by die laaste woord van ons gebede, die klein Hebreeuse woordjie wat almal ken en gebruik, "Amen." Daardie klein woord gaan alles oor sekerheid, ons vastheid, ons ferm vertroue in God. In der waarheid, die woord "Amen" kan gebruik word om 'n

reaksie van vertroue en geloof te beskryf vir wat iemand sê. Byvoorbeeld in die ou Testament is die mees bekendste voorbeeld die van Abram in Genesis 15. Nadat hy die verbondsbelofte gehoor het vir ontelbare voorvaders, het Moses geskryf in vers 6 dat "Abram geglo het in die Here…" Abram het Yahweh letterlik 'ge-amen'. Die vokale vorm van die woord 'amen' is gebruik in die oorspronklike Hebreeus. Dit is 'n woord wat spreek van geloof. Dit is 'n woord wat hoopvolle vertroue aandui.

Ons het die begeerte in ons harte om gehoor te word deur God. Natuurlik. Anders sal ons nie eintlik gebid het nie. Die sterkte van daardie begeerte is nie vergelykbaar met die sterkte van die sekerheid dat God ons gehoor het as ons bid. Dit is waar en seker dat God die gebede van sy mense hoor as hulle roep na hom in die naam van Jesus Christus. Omdat Christus ons middelaar is in die hemel, kan ons seker wees dat ons gebede aankom by die adres van ons Vader. Hulle kom aan met die dringende oproep dat ons gebede verhoor moet word. Dit kom aan met afronding van die Heilige gees. Beide die Seun en Heilige Gees werk vir ons sodat ons gebede gehoor en nie ignoreer word nie.

Wat beteken dit dat ons gebede gehoor word? Dit beteken ons gebede het God se aandag getrek. Hy het ons nie geïgnoreer nie. Hy is nie afsydig teenoor ons nie. In menslike terme gestel, Hy buig sy oor na ons toe. Ons Vader wil graag weet wat sy kinders vir hom wil sê.

God hoor ons gebede, dit beteken ook dat hy ons gebede beantwoord. Nee, Hy antwoord nie altyd ons gebede soos ons dit wil hê nie. Soms beantwoord hy ons gebede met 'n "Nee." Hy weet dat wat ons vra, is nie goed vir ons nie of dat dit nie bydra tot sy heerlikheid nie. Soms antwoord hy ons gebede met 'n "Nie nou nie."

Hy het ‘n perfekte beplanning vir alles wat Hy bepaal het. Ons moet leer om tevrede te wees met sy beplanning en die wyse waarin hy ons gebede beantwoord. Ander kere beantwoord hy ons gebede met ‘n “Ja”, presies of amper soos ons dit gevra het. Broers en susters, moet nooit vergeet dat ons Vader in die hemel ALTYD ons gebede hoor en ALTYD ons gebede beantwoord. Dit is baie keer nie die antwoord wat ons wou gehad het nie, maar hy verhoor dit altyd. Ons roeping is om die Vader se antwoord te sien, om oortuig te wees van sy liefde en om tevrede te wees met sy antwoord.

Die houding van tevredenheid laat ons toe om ons gebed met vertroue en hoopvolle “Amen” af te sluit. Om ons te help om die woord betekenisvol en uit die hart te sê, kan dit soms goed wees om die woorde van die kategismus daarby te voeg. “Dit Is waar en seker. God het my gebed gehoor”. Om jou gebed so te eindig, kan die selfversekerde houding van hoop by jou tuisbring wat ons geleer is deur ons Here Christus.

Soms sukkel ons om ‘n gesprek af te sluit. Ek is seker ons het almal al soms met iemand gepraat en dat die gesprek ongemaklik geeindig het. Dan het ons met gemengde gevoelens en n onrustigheid in ons hart die gesprek verlaat. As ons die taal leer, wat Jesus ons leer, hoef ons dit nooit te ervaar of ongemaklik te voel in ons kommunikasie met God nie. Hy leer ons alles wat ons nodig het om te weet, ook hoe om die gebed korrek te eindig. Omdat ons sondaars is, sal ons gebede altyd onvolmaak wees. Selfs al gebruik ons die regte woorde, is die regte houding of motivering miskien nie daar nie. Ons kan dus bemoedig word en dankbaar wees dat ons die Heilige Gees het wat ons gebede vervolmaak. Omdat ons Christus het, sal ons vervolmaakte gebede gehoor word. Ons kan die vertroue hê elke dag as ons bid.

Geliefdes, laat ek julle aanmoedig om te volhard in julle gebede. Soos die apostel leer, bid aanhoudend. Maak dit n gewoonte om te bid en dan sal jy groei as n kind van God. Maak gebed ’n daaglikse prioriteit, sodat  God geprys en verheerlik kan word. en jy sal geseën wees. Amen